Wikipedia

# Russies

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

*Hierdie artikel handel oor die taal. Vir die etniese groep, sien Russe.*

**Russies** (ру́сский язы́к, *roesski jazik*, [ˈruskʲɪj jɪˈzɨk] luister (hulp·inligting)) is een van die grootste tale ter wêreld. Dit behoort tot die Indo-Europese taalfamilie en binne dié taalfamilie tot die Slawiese tale. Russies, Oekraïens en Wit-Russies vorm die Oos-Slawiese taalgroep.

Russies is by verre die grootste en belangrikste Slawiese taal met meer as 160 miljoen moedertaalsprekers en meer as 110 miljoen wat Russies as tweede taal magtig is.[1] Al het Russies sy bloeitydperk as literêre taal reeds in die 19de eeu beleef en val die periode van sy grootste uitbreiding as belangrikste amps-, vreemde en verkeerstaal in die Sowjetunie en die Oosbloklande, insluitende Kuba, in die 20ste eeu, speel die taal steeds 'n belangrike rol as die medium met die tweede grootste inhoud op die internet na Engels en as die tweede of derde mees gesproke taal in lande soos Duitsland en Israel waar groot getalle Russiessprekendes hulle gevestig het. As huistaal vir 881 723 Amerikaners (van wie 'n derde in die deelstaat New York woonagtig was) was Russies in 2009 volgens die Amerikaanse Sensusburo daarnaas een van die tien mees gebesigde tale in die Verenigde State.[2]

Die moderne Russiese skryftaal baseer op die Moskouse dialek van Russies, terwyl sy Cyrilliese alfabet met 33 letters uit die seremoniële Griekse skrif ontwikkel is en godsdienstig-kulturele bande met die Middeleeuse Grieks-Bisantynse wêreld weerspieël. Die beginpunt van moderne Russies word deur wetenskaplikes nie verder terug gedateer as die middel van die 17de eeu nie; in vroeëre taalperiodes oorweeg die invloed van Kerkslawies. Ondanks hervormings is die spelling van moderne Russies nie heeltemal aangepas aan die uitspraak nie en het dit sodoende 'n historiese karakter. Dit beteken dat bepaalde besonderhede nie deur die skryftaal aangedui word nie en derhalwe deur vreemde sprekers aangeleer moet word - net soos die vrye woordaksent van Russies en die harde en sagte (gepalatiseerde) weergawes van Russiese medeklinkers.

**Russies**
**русский язык**
***roesski jazik***

| | |
|---|---|
| Uitspraak: | [ˈruskʲɪj jɪˈzɨk] |
| Gepraat in: | Rusland<br>Armenië<br>Azerbeidjan<br>Estland<br>Finland<br>Georgië<br>Kasakstan<br>Kirgisië<br>Letland<br>Litaue<br>Moldowa<br>Oekraïne<br>Tadjikistan<br>Wit-Rusland<br>Duitsland<br>Israel |
| Gebied: | Oos-Europa en Noord-Asië |
| Totale sprekers: | 165 miljoen (moedertaal)<br>110 miljoen (tweede taal) |
| Rang: | 7 |
| Taalfamilie: | Indo-Europees<br>Slawies<br>Oos-Slawies<br>Suidoos-Slawies<br>**Russies** |
| Skrifstelsel: | Cyrilliese alfabet |

**Amptelike status**

| | |
|---|---|
| Amptelike taal in: | Verenigde Nasies<br>GOS<br>Rusland |

# Inhoud



| | |
|---|---|
| | Kasakstan |
| | Kirgisië |
| | Tadjikistan |
| | Wit-Rusland |
| | *Abchasië* |
| | *Suid-Ossetië* |
| | *Transnistrië* |
| | Gagaoesië |
| Gereguleer deur: | Russiese Akademie vir Wetenskap |
| | **Taalkodes** |
| ISO 639-1: | `ru` |
| ISO 639-2: | `rus` |
| ISO 639-3: | `rus (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=rus)` |



**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.

# Geografiese verspreiding

Russies is die amptelike taal van Rusland. Dit word ook in onder meer Estland (saam met Estnies), Georgië (saam met Georgies, Abchasies, Osseties, Armeens en Turks), Letland (saam met Lets), Litaue (saam met Litaus en Pools), Moldowa (saam met Roemeens, Oekraïens, Bulgaars, Turks en Gagaoesies), Oekraïne (saam met Oekraïens, Krim-Tataars, Gagaoesies, Roemeens, Hongaars, Bulgaars, Pools, Duits, Slowaaks, Wit-Russies en Grieks) en Wit-Rusland (saam met Wit-Russies, Oekraïens en Pools) gepraat en is een van die ses amptelike tale van die Verenigde Nasies.

In Rusland word naas Russies ook nog tale soos Tsjetsjnies, Tartaars, Kirgisies, Basjkiries en byna honderd ander tale gepraat.

# Geskiedenis

## Vroeë geskiedenis


Streke waar Russies gepraat word. Die donkerblou dele is waar Russies 'n amptelike taal is

Die Protoslawiese dialek het waarskynlik in die tweede millennium v.C. binne die Indo-Europese taalfamilie ontstaan. In die eerste millennium n.C. het Protoslawies getransformeer in Oudslawies. In die sesde tot sewende eeu het drie groepe dialekte ontstaan: Oos-, Wes- en Suid-Slawies. Uit die Oos-Slawiese dialekte het Russies, Oekraïens en Wit-Russies in die veertiende tot vyftiende eeu ontstaan. Oekraïens toon groter afwykings van Russies as Wit-Russies.

## Kerkslawies


Wêreldwye verspreiding van Russies

'n Belangrike gebeurtenis in die Russiese taalgeskiedenis was die aanvaarding van die Grieks-Ortodokse Christelike geloof deur Wladimir, grootvors van Kyiv (Kiëf) in die laat 10de eeu. Vervolgens het die Christendom ook ingang gevind tot die gebied van die huidige Rusland. Die Slawiese taalvorm, wat deur geestelikes saamgebring is, was Oud-Bulgaars, 'n Suid-Slawiese dialek wat deur die sogenaamde Slawe-apostels Cyrillus en Methodios gebruik is om die Evangelies in die Slawiese volkstaal te vertaal. Tot vandag het hierdie Kerkslawies sy status as kerktaal in Rusland bewaar - veral danksy die feit dat Slawiese tale, in teenstelling met byvoorbeeld die Germaanse taalfamilie, nie so sterk uitmekaar beweeg het nie en onderling verstaanbaar gebly het.

Die gebruik van 'n geskrewe taalvorm as kommunikasiemiddel was aanvanklik byna uitsluitlik die domein van die kerk en die klerus sodat Kerkslawies as vroegste Russiese skryftaal beskou word. Die oudste literêre monument van Russies, die Ostromir-evangelie wat tussen 1056 en 1057 ontstaan het, is oorwegend in Kerkslawies geskryf, met slegs enkele besonderhede wat uit die gesproke Russiese volkstaal oorgeneem is.

## Volkstaal en taalhervormings

Die laasgenoemde het weens die gebrek aan 'n geskrewe standaardvariant 'n meer dinamiese karakter getoon as die kerktaal wat in die loop van tyd in toenemende mate as argaïes waargeneem is. Buite die Russies-Ortodokse Kerk het elemente uit die volkstaal steeds meer ingang gevind tot geskrewe kommunikasie soos oorkondes en verdrae. Die 17de eeuse Moskouse kanselarytaal, geskrewe kommunikasie in die sakewêreld en die wêreldlike literatuur toon sterk invloede van gesproke Russies (*prostorečie*) - 'n taal waarin die outobiografie van die priester Awwakoem uit die tweede helfte van die sewentiende eeu geskryf is wat as die eerste werk van die moderne Russiese letterkunde beskou word. Die hervorming van die Russiese alfabet deur tsaar Pieter die Grote tussen 1708 en 1710 was die eerste belangrike maatreël om 'n selfstandige Russiese skryftaal vir nie-godsdienstige publikasies te help vestig - onafhanklik van Kerkslawies en sy historiese alfabet, die Kirillitsa - en ook die begin van 'n skeiding tussen kerk en staat op kulturele gebied.

Vir Pieter se nuwe wêreldlike alfabet (гражданскій шрифтъ *graždanskij šrift*) is enkele Griekse letters soos ξ (ksi), ψ (psi) en ώ (omega), wat saam met Grieks-Christelike leenwoorde ingang gevind het tot Russies, saam met klemtoontekens (sogenaamde силы) en afkortingstekens geskrap en twee nuwe letters, з en я, ingevoer. Ook is konsekwent oorgegaan tot die gebruik van groot- en kleinletters en Arabiese syfers (in plaas van letters). Die Kirilliese alfabet is aangepas by die klassisistiese Antiqua-lettertipes van tale met Latynse skryfstelsels.

'n Omvattende hervorming van Russies, wat as grondslag van die moderne taal beskryf mag word, word egter eers verbind met die naam van die geleerde en "Vader van die Russiese letterkunde", Michail Lomonosof (1711−1765). In sy retoriese en grammatikale werke (in 1755 het sy befaamde *Russiese Grammatika (Rossijskaja grammatika)* verskyn; in 1783 het die Russiese Akademie die eerste verklarende woordeboek

van Russies saamgestel) ontwikkel hy sy teorie van drie taalstyle in Russies (Kerkslawies, Russiese skryf- en Russiese omgangstaal) en trek hy 'n lyn tussen die oorgelewerde Kerkslawies en Russies. Aan die eersgenoemde sou volgens hom die status van 'n seremoniële taal en hoë stylvorm toegeken word, terwyl die gewone skryftaal van Russies as 'n middelpad ontwikkel sou word - met 'n eg Russiese karakter. Nie-Russiese Slawiese elemente sou met groot versigtigheid bygemeng word.

Daarnaas het Lomonosof ook groot aandag aan Russiese poësie geskenk. Hier is tot Lomonosof se hervormings, afgesien van enkele onsuksesvolle pogings, vasgehou aan die sillabiese versmaat wat uit Pools ontleen is - en in elk geval onversoenbaar was met die vrye woordaksent van Russies. Vir sy swierige odes het Lomonosof vir die eerste keer die toniese beginsel toegepas wat as enigste geskik is vir Russies.[3]



Michail Lomonosof se gesaghebbende Russiese Grammatika is reeds nege jaar ná sy publikasie in Duits vertaal. Die foto wys die Sint Petersburgse uitgawe van 1764, die *Rußische Grammatick*

## Lomonosof, Karamzin, Poesjkin en die Goue Tydperk van Russiese literatuur

Lomonosof se hervormingswerk is deur sy opvolgers voortgesit, onder wie die geskiedkundige Nikolai Karamzin (1766−1826) wat, vol bewondering vir die elegansie van Franse meesterwerke, die oorgelewerde styl van Russies as "barbaars" waargeneem en dit volgens die voorbeeld van Frans begin omvorm het. Vir 18de en 19de eeuse Russiese elites was Frans, net soos vir die adels- en hoërklas van ander Europese lande in hierdie tydperk, die voorkeur- of tweede taal wat vir 'n verskeidenheid doelwitte gebruik is.[4]

Karamzin se ideaal van Russies - die Nuwe Styl of *novyj slog* wat op Lomonosof se "middelpad" gesteun het - is deur hom gesuiwer van oorbodige ontlenings uit vreemde tale en slawismes waarvoor hy Russiese terme ingevoer het. Waar hy dit nodig geag het, is die Russiese sintaks en woordeskat volgens die voorbeeld van ander Europese tale, hoofsaaklik Frans, aangepas. Sodoende het Karamzin die letterkundige norm daargestel waarop Aleksander Poesjkin en ander literêre persoonlikhede soos die digter Michail Lermontof (1814−1841) en die prosaskrywers Nikolai Gogol (1809−1852), Iwan Toergenef (1818−1883), Fjodor Dostojefski (1821−1881) en Leo Tolstoi (1828−1910) kon voortbou.

Die stabilisering en standaardisering van Russies as literêre en skryftaal het gou vrugte afgewerp. Die laat 18de en 19de eeu sou later as die "Goue Tydperk" van Russiese literatuur beskryf word waartydens werke van wêreldfaam in 'n volmaakte Russies ontstaan het. Poesjkin se rykdom van stylmiddels, klank- en ritmiese vorme was so gesofistikeerd dat sy werke as onvertaalbaar beskou word.

## Sowjet-Russiese tydperk

In die Sowjetunie was Russies die "taal van interetniese kommunikasie" en sodoende die de facto-ampstaal.

## Ontwikkelinge in moderne Russies

Die ingrypende maatskaplike veranderinge, wat die Sowjetunie vanaf die 1980's begin deurloop het en ook in die huidige Russiese Federasie steeds plaasvind, het gepaard gegaan met strukturele veranderinge en die toevoeging van nuwe betekenisse van die Russiese woordeskat. Terwyl die politieke stabiliteit (of stilstand)

van die Sowjettydperk in 'n hoogs beperkte variabiliteit van die woordeskat weerspieël is, het die dinamiek van sosiale omwentelinge daartoe gelei dat Russiessprekendes 'n stortvloed ontlenings uit die Amerikaanse variant van Engels bereidwillig begin aanvaar het - dikwels regstreekse ontlenings van leefstyl-, rekenaar-, internet- en ekonomiese vakterme soos *fast food*, *business*, *business lunch*, *dress code*, *online* of *broker*.



Die voor-rewolusionêre Russiese alfabet en sleutelborduitleg op 'n tikmasjien van 1912, vervaardig deur die Amerikaanse *Fox Typewriter Company*, Grand Rapids, Michigan

In moderne Russies vind daarnaas toenemend terme, wat tradisioneel by Substandaard-Russies of - as jargon - by bepaalde groepstale gereken is, of as dialektismes of vulgarismes bestempel is, ingang tot Standaardrussies - insluitende die literêre taal. Hierdie proses word deur taalkundiges dikwels as 'n liberalisering of demokratisering van Russies beskryf.

# Invloede en ontlenings uit ander tale

Met die kerstening van Rusland het met die oorname van nuwe godsdienstige konsepte en instellings vir die eerste keer vreemde leenwoorde uit Grieks in groter omvang ingang tot die Russiese woordeskat gevind. Ook die eeue lange Tataarse bewind tussen die 13de en 16de eeu het merkbare spore gelaat. So is terme in die geld- en vervoerwese, vir behuising en huisgereedskap, asook klerasie en wapens dikwels uit Tataars ontleen.

## Terme wat uit Engels ontleen is

Interessant genoeg is die Russiese woord vir treinstasie, Вокзал (*wokzal*), niks meer as die Russiese weergawe van Vauxhall-stasie in Londen nie. Toe tsaar Nikolaas I teen die middel van die 19de eeu besluit het om 'n spoorwegnetwerk in sy uitgestrekte ryk te bou, het hy 'n afvaardiging van deskundiges na die Verenigde Koninkryk gestuur om die Britse spoorwegstelsel te bestudeer. Die Russiese besoekers het op die *South Western Railway* gery en was verbaas dat elke trein op Vauxhall-stasie gestop het. Sodoende het hulle onder die indruk verkeer dat Vauxhall die belangrikste spoorspilpunt moes wees. In waarheid was Vauxhall die stasie waar passasiers hul treinkaartjies kon wys om dan verder te ry tot die oop Waterloo-stasie waar hulle sonder kontroles uit die trein kon klim.[5]

## Nederlands en Duits in die Russiese taal

Vanweë die belangstelling van tsaar Pieter die Grote in die Nederlandse skeepvaart en ook vanweë buitelanders wat in Rusland gewoon het, is talle woorde in Russies opgeneem wat ook in Afrikaans heel bekend lyk, soos:

актёр (aktjor) – akteur
аптека (aptjeka) - apteek
балкон (balkon) - balkon
батат (batat) - patat
библиотека (bibliotjeka) – biblioteek
боцман (botsman) - bootsman
брюки (brjoeki – net mv.) - broek
мебель (mjebel) - meubels
мода (moda) - mode
музыкант (moezikant) - musikant
номер (nomer) - nommer
пассажир (passazjir) - passasier
результат (rezoeltat) - resultaat
роман (roman) - roman
флаг (flag) - vlag
флагшток (flagsjtok) – vlagpaal
шкипер (sjkiper) - skipper
школа (sjkola) – skool
штраф (sjtraf) - boete
норд (nord - skeepvaart) - noord
ост (ost - skeepvaart) - oos
зюйд (zjoed - skeepvaart) - suid
вест (west - skeepvaart) – wes
парикмахер (parikmacher =

бутерброд (boeterbrod) - toebroodjie
ватерпас (waterpas) - waterpas
галстук (galstoek = halsdoek) - das
герцог (gertsog) – hertog
кабельтов (kabeltof) – kabeltou
каюта (kajoeta) - kajuit
контора (kantora) - kantoor
кафе (kafe) - kafee
кофе (kofe) - koffie
Картофель (kartofel) - aartappels
спортзал (sportzal) - sportsaal
стадион (stadion) - stadion
стул (stoel) - stoel
табак (tabak) - tabak
театр (teatr) - teater
трап (trap) - leer
университет (oeniwersitjet) - universiteit
фабрика (fabrika) - fabriek
фейерверк (fejerwerk) - vuurwerk
pruikmaker) - haarkapper
портрет (portret) - portret
студент (stoedent) - student
банкрот (bankrot) - bankrot
реклама (reklama) – reklame
рюкзак (rjoekzak) - rugsak
прейскурант (preiskoerant) - pryslys

Net so is ’n hele paar Russiese woorde ook in Afrikaans opgeneem, soos baboesjka, glasnost, perestroika, oekase, tolk, intelligentsia, tsaar, borsjt, balalaika, bistro, steppe, taiga, troika, wodka, koelak, sowjet, ens.

# Kenmerke

## Alfabet

Die huidige Russiese weergawe van die Cyrilliese alfabet bestaan sedert 1918, toe die nuwe kommunistiese bewind se Raad van Volkskommissarisse die Russiese Akademie van Wetenskappe se voorstelle vir 'n spellingshervorming, wat deur 'n kommissie tussen 1904 en 1912 saamgestel is, op 10 Oktober 1918 per dekreet verwesenlik het en sekere letters uitgelaat is. Die huidige alfabet het 33 letters:

| | | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| **А а** | **Б б** | **В в** | **Г г** | **Д д** | **Е е** | **Ё ё** | **Ж ж** | **З з** | **И и** | **Й й** |
| **К к** | **Л л** | **М м** | **Н н** | **О о** | **П п** | **Р р** | **С с** | **Т т** | **У у** | **Ф ф** |
| **Х х** | **Ц ц** | **Ч ч** | **Ш ш** | **Щ щ** | **ъ** | **ы** | **ь** | **Э э** | **Ю ю** | **Я я** |

## Fonetiek en fonologie

Die Russiese klankstelsel het 5 klinkers (wat elk op twee verskillende maniere geskryf kan word na gelang van of die voorafgaande medeklinker gepalatiseer is of nie) en 36 medeklinkers. Veral twee kenmerke kan onderskei word: vokaalreduksie en ’n fonologiese verskil tussen "harde" en "sagte" medeklinkers.

### Harde en sagte medeklinkers

Die meeste medeklinkers het ’n "harde" en "sagte" (gepalatiseerde) weergawe. Die verskil tussen die twee soorte kan ’n woord se betekenis verander en word weerspieël in die spelling. By die uitspraak van ’n sagte medeklinker druk die tong byna teen die harde verhemelte, waardeur ’n ligte *j*-klank gehoor kan word. So klink ’n sagte "n" soos "nj" in mañana.

### Vokaalreduksie

’n Beklemtoonde lettergreep word halflank uitgespreek en die onbeklemtoonde lettergrepe kort. Feitlik alle woorde het net een beklemtoonde lettergreep en dit het ’n groot invloed op die uitspraak van die woord; die verskynsel word vokaalreduksie genoem. Daardeur smelt ’n groep klinkers buite die lettergreep met die aksent saam en hulle word dan "dowwer" uitgespreek. Ná harde medeklinkers word die "o" en die "a" albei uitgespreek as [a] of [ə]); ná sagte medeklinkers word "je", "ja" en die sagte "i" as ’n kort i uitgespreek. By die "oe" en die harde "e" en "i" en sagte "joe" vind geen reduksie plaas nie. Die letter "jo" is altyd beklemtoon.

Hoe verder ’n klinker van die beklemtoonde lettergreep af staan, hoe groter die mate van reduksie. So word ’n onbeklemtoonde "o" uitgespreek as [a] as dit reg voor die beklemtoonde lettergreep staan; as dit verder weg staan, klink dit soos [ə]. Die woord молокó (moloko, "melk") word dus uitgespreek as [məla'ko], вóдка ("wodka") as ['votkə]. Klinkers aan die begin van ’n woord word egter nie heeltemal gereduseer nie: автомáт klink soos [aftamat].

### Stemhebbende en stemlose medeklinkers

Die volgende stemhebbende en stemlose pare word in Russies aangetref: b en p, w en f, g en k, d en t, zj en sj, z en s. Nes in Afrikaans word stemhebbende medeklinkers aan die einde van ’n woord stemloos; ’n woord soos хлеб (*chleb*, "brood") klink dus soos *chlep* (vergelyk die Afrikaanse woord "brood" wat "broot" uitgespreek word) en юг (*joeg*, "suid") word *joek*.

Wanneer ’n stemhebbende en ’n stemlose medeklinker langs mekaar staan, tree regressiewe assimilasie in (dus van agter na voor). Albei letters word dan óf stemhebbend óf stemloos uitgespreek (dit word bepaal deur die laaste letter). So word die letters "dk" as "tk" uitgspreek en die letters "tb" as "db". *Wodka* word "wotka" uitgespreek en *foetbol* word "voedbol".

## Grammatika

Verbuigings is ’n belangrike deel van Russies. In die moderne taal is daar ses naamvalle: nominatief, genitief, datief, akkusatief, instrumentalis en preposisioneel/lokatief. Daar is drie geslagte: manlik, vroulik en onsydig. In verbuigings word onderskeid getref tussen die geslagte, asook tussen enkel- en meervoud. Dit lei tot ’n groot aantal uitgange. Daar is geen lidwoorde in Russies nie.

Russiese werkwoorde het drie tye: die teenswoordige, verlede en toekomstige tyd. Die teenswoordige en toekomstige tyd word vervoeg volgens persoon (1e, 2e, 3e), enkel- en meervoud; in die verlede tyd word onderskeid getref tussen manlik, vroulik, onsydig en meervoud.

Die moeilikste deel van Russiese grammatika is die sogenaamde woordaspekte, die imperfektum en perfektum. Feitlik alle werkwoorde het twee verskillende vorme vir die imperfektum en die perfektum. Die imperfektum dui op ’n handeling en die perfektum op die resultaat. Voorbeeld: Die werkwoord oopmaak se twee vorms is *otkriwat* (imperfektum) en *otkrit* (perfektum). In die sin "Ja dolgo **otkriwal** dwer', no ne **otkril** jejo" ("Ek was lank besig om die deur oop te maak, maar het dit nie oopgemaak nie") word vir die handeling van "die deur oopmaak" die imperfektum gebruik en vir die resultaat (of gebrek daaraan) die perfektum.

Russies het ’n baie vry woordvolgorde. ’n Woord kan byvoorbeeld op ’n sekere plek in die sin geplaas word om daaraan ’n belangriker of minder belangrike betekenis te gee.

Min vaste reëls bestaan vir die voorkoms van aksente op woorde. Aksente is dikwels onvoorspelbaar; dit kan binne ’n verbuiging of vervoeging rondspring. ’n Voorbeeld is die verbuiging van die woord woda (water): wodá, wodí, wodjé, wódoe, wodói, wodjé, wódi, wod, wódam, wódi, wódami, wódach.

### Dialekte

In die Europese deel van Rusland word drie dialekgroepe onderskei: die Noord-, Sentraal- en Suid-Russiese dialekte. Die Sentraal-Russiese dialek word as die oorgangsdialek beskou aangesien dit elemente van albei ander groepe bevat. Tog verskil die dialekte nie soveel van die standaardtaal (Moskouse norm) dat dialeksprekers vir iemand uit Moskou onverstaanbaar is nie. Vanweë verstedeliking en unifikasie in die onderwys gedurende die Sowjet-tydperk word die dialekte nou minder gepraat. Veral jonger Russe praat eerder Standaardrussies met dialek-elemente.

## Sien ook

- Transkripsie van Russiese woorde en name in Afrikaans
- Padonki-jargon (Russiese internettaal met baie elemente uit die vulgêre Russiese straattaal mat)
- Glagolitiese alfabet (voorloper van die Cyrilliese alfabet)
- Lys van gedrukte Afrikaans-vreemdtalige woordeboeke

## Verwysings


1. Timothy J. Colton: *Russia. What Everyone Needs to Know*. New York, NY: Oxford University Press 2016, bl. 19
2. Oksana Laleko: *Assessing Heritage Language Vitality: Russian in the United States*. In: *Heritage Language Journal*, 10 (3), Winter 2013, bl. 89
3. Max Vasmer, Erich Berneker: *Russische Grammatik*. Sesde onveranderde uitgawe. Berlin: Walter de Gruyter 1947, bl. 12
4. Derek Offord, Vladislav Rjéoutski, and Gesine Argent: *The French Language in Russia. A Social, Political, Cultural, and Literary History*. Amsterdam: Amsterdam University Press 2018, bl. 11
5. *The Independent, 21 September 1997: From Vauxhall to Vokzal. Besoek op 4 April 2020* (https://www.independent.co.uk/news/world/from-vauxhall-to-vokzal-1240445.html)


### In Engels


- Comrie, Bernard, Gerald Stone, Maria Polinsky (1996). *The Russian Language in the Twentieth Century* (2nd ed. uitg.). Oxford: Oxford University Press. 019824066X.
- Timberlake, Alan (2003). *A Reference Grammar of Russian*. Cambridge, UK: Cambridge University Press. 0521772923.
- Carleton, T.R. (1991). *Introduction to the Phonological History of the Slavic Languages*. Columbus, Ohio: Slavica Press.
- Cubberley, P. (2002). *Russian: A Linguistic Introduction* (1st ed. uitg.). Cambridge: Cambridge University Press.
- Halle, Morris (1959). *Sound Pattern of Russian*. MIT Press.
- Ladefoged, Peter en Maddieson, Ian (1996). *The Sounds of the World's Languages*. Blackwell Publishers.
- Matthews, W.K. (1960). *Russian Historical Grammar*. London: University of London, Athlone Press.
- Stender-Petersen, A. (1954). *Anthology of old Russian literature*. New York: Columbia University Press.
- Wade, Terrence (2000). *A Comprehensive Russian Grammar* (2nd ed. uitg.). Oxford: Blackwell Publishing. 0631207570.

### In Russies


- Востриков О.В., Финно-угорский субстрат в русском языке: Учебное пособие по спецкурсу.- Свердловск, 1990. – 99с. – В надзаг.: Уральский гос. ун-т им. А. М. Горького.
- Жуковская Л.П., отв. ред. Древнерусский литературный язык и его отношение к старославянскому. М., «Наука», 1987.
- Иванов В.В. Историческая грамматика русского языка. М., «Просвещение», 1990.
- Михельсон Т.Н. Рассказы русских летописей XV–XVII веков. М., 1978.?
- Новиков Л.А. Современный русский язык: для высшей школы.- Москва: Лань, 2003.
- Филин Ф. П., О словарном составе языка Великорусского народа (http://www.philology.ru/linguistics2/filin-82.htm); Вопросы языкознания. - М., 1982, № 5. - С. 18–28
- Цыганенко Г.П. Этимологический словарь русского языка, Киев, 1970.
- Шанский Н.М., Иванов В.В., Шанская Т.В. Краткий этимологический словарь русского языка. М. 1961.
- Шицгал А., Русский гражданский шрифт, М., «Исскуство», 1958, 2-е изд. 1983.


## Eksterne skakels



Wikimedia Commons bevat media in verband met ***Russies***.



Sien ***Russies*** in Wiktionary, die vrye woordeboek.

#### Inligting vir taalaanleerders

- *Russia Beyond: How Russian is taught as a foreign language* (https://www.rbth.com/education/2016/04/13/how-russian-is-taught-as-a-foreign-language_584299)

#### Aanlyn-woordeboeke

- *The Russian Dictionary Tree - a learner's grammatical dictionary created at Cornell University* (http://russian.dmll.cornell.edu/rdt/index.cfm)

#### Russiese alfabet

- *Raskraska-projek - die Russiese alfabet met prente vir kinders* (http://www.raskraska.ru/azbuka/index_eng.htm)

#### Aanlyn-kursusse

- *russky.info - A multilingual website to learn Russian* (https://russky.info/en)

#### Name

- *Russia Beyond, 4 Mei 2020: Why do some Russian surnames end with "-off"?* (https://www.rbth.com/education/332112-russian-surnames-end-ff)


**Indo-Europese tale: Satem-tale: *Slawiese tale***

**Wes-Slawiese tale:**

Kasjoebies | Polabies (†) | Pools | Slowaaks | Silesies | Sorbies (Neder-Sorbies, Opper-Sorbies) | Rusyn (Rusnak) | Tsjeggies

**Oos-Slawiese tale:**
Oud-Oos-Slawies (†) | Oekraïens | Russies | Rusyn (Roeteens) | Wit-Russies
**Suid-Slawiese tale:**
Bulgaars | Masedonies | Sloweens | Serwo-Kroaties (Bosnies, Kroaties, Montenegryns, Serwies)
**Kunsmatige tale:**
Protoslawies | Kerkslawies (Ou Kerkslawies †)

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index...Rusland&action=edit) **Amptelike tale van Rusland**

| | |
|---|---|
| **Federale taal** | Russies |
| **Amptelike tale van deelgebiede** | Abazyns · Adigies · Agoelies · Altaïes · Awaars · Azerbeidjans · Basjkiers · Boerjaties · Chakasies · Darginies · Erzja · Ingoesjeties · Jakoeties · Kabardies · Kalmikies · Karatsjai-Balkaries · Komi · Krim-Tataars · Koemikies · Lakies · Lesgies · Mari · Moksja · Nogai · Oedmoerts · Oekraïens · Osseties · Roetoelies · Tabasaraans · Taties · Tartaars · Tiwaans · Tsachoeries · Tsjetsjnies · Tsjoewasjies |
| **Tale met amptelike status** | Chanti · Dolganies · Eweens · Ewenkies · Fins · Joekagiers · Karelies · Kasaks · Komi-Permjaaks · Mansi · Nenets · Selkoeps · Tsjoektsjies · Wepsies |
| **Alfabette** | Cyrilliese alfabet · Russiese braille |

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?ti...Estland&action=edit) **Tale van Estland**

| | |
|---|---|
| **Amptelike tale** | Esties |
| **Streekstale** | Suid-Esties (Seto · Võro) |
| **Minderheidstale** | Duits · Russies · Sweeds |
| **Gebaretale** | Estiese gebaretaal · Russiese gebaretaal |

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?ti...Letland&action=edit) **Tale van Letland**

| | |
|---|---|
| **Amptelike taal** | Lets |
| **Streekstale** | Letgaals · Lyfs |
| **Minderheidstale** | Esties · Duits · Jiddisj · Litaus · Oekraïens · Pools · Romani · Russies · Wit-Russies |
| **Gebaretale** | Letse gebaretaal · Russiese gebaretaal |

**Sien ook:** Taalbeleid van Letland

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?titl...Litaue&action=edit) **Tale van Litaue**

| | |
|---|---|
| **Amptelike tale** | Litaus |
| **Minderheidstale** | Karaimies · Oekraïens · Pools · Russies · Wit-Russies |
| **Gebaretale** | Litause gebaretaal · Russiese gebaretaal |

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?titl...Pole&action=edit) **Tale van Pole**

| | | |
|---|---|---|
| **Amptelike tale** | | Pools |
| **Minderheidstale** | **Erken** | Armeens · Duits · Hebreeus · Jiddisj · Karaim · Kasjoebies · Litaus · Oekraïens · Romani · Russies · Rusyn · Slowaaks · Tsjeggies · Wit-Russies |
| | **Onerken** | Silesies · Wilmesouries |
| | **Gebaretale** | Poolse Gebaretaal |

